SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 29 JUNIE 2003

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar.

STIL SLEUTEL

Dit is met leedwese dat ons die afsterwe van OM Anisio de A. Soares, ZS6ADS, op 24 Junie 2003 aankondig. Hy was 80 jaar oud en was vir die afgelope 10 jaar 'n inwoner van die Nazaret Tehuis vir Oues-van-Dae in Koningin Wilhelminalaan, Pretoria.

Hy was van Mosambiek afkomstig en was op 'n stadium president van die Mosambiekse Radioliga.

Hy was altyd 'n geesdriftige radioamateur en het 'n dokument geskrywe oor hoe om transformators te ontwerp en bou.

Hy was deel van 'n amateurfamilie bestaande uit 10 amateurs in Mosambiek, Suid-Afrika, Angola, Brazilië en Portugal. 'n Sertifikaat was bekombaar indien enige amateur met al 10 amateurs kontak gemaak het.

Hy het selfs vir 'n paar maande 'n HF-stasie by Nazarethuis gehad, maar kon nie dié stasie suksesvol bedien nie as gevolg van gehoorprobleme op sy ouderdom.

Innige medelye met sy naasbestaandes, dogter en eggenoot, Isabella en Julio, en sy kleindogters, Annabella en Paula, ander familie en vriende.

POUSE

In die nuus vandag:

SARL RAADSPORTFOLIOS AANGEKONDIG

INISIATIEF OM KOMMUNIKASIE TUSSEN DIE SARL-RAAD EN KLUBS TE VERBETER

LAASTE GELEENTHEID OM AMATEURRADIO SE UITBLINKERS TE VEREER

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL-webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Die SARLnuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio op die webwerf van die SARL te plaas by www.sarl.org.za/newsinbox.asp nie

later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan. Indien moontlik doen dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL.

Die nuus volg in besonderhede:

SARL RAADSPORTFOLIOS

Tydens 'n Raadsvergadering gehou op Saterdag 21 Junie, is portfolios as volg aan die onderskeie raadslede toegewys: Hans Potgieter ZS6ALJ: President, IARU skakeling, ICASA skakeling, Tegniese Steurings / Modifikasies / SABS EMV TC71&72; Graham Hartlett ZS6GJH: Visepresident, Radio ZS advertensies, Publieke Skakeling en Kommunikasie, Klubskakeling; Yvonne van Dijk ZR6TBL: Sekretaris, Webwerf, GG-vrystellings; Bill Norval ZS5KD: Tesourier; Andrew Roos ZS1AN: Toegeken te word; Dennis Green ZS4BS: Radio ZS Redakteur, Bulletins, Toekennings en Kompetisies, HF-bestuurder en -bandbeplanning; Francois Botha ZS6BUU: Notulesekretaris, QSL-Buro, NARS-bestuurder, Hamnet, Boekwinkel, SARL Moniteringsdiens; John Fielding ZS5JF: BHF-bestuurder / Bakens / Herhalers , BHF-bandbeplanning - Nasionaal, Toekennings en Kompetisies; John Smith ZS6AN: Toegeken te word; Kobus Conradie ZR6D: Nuwe Tegnologie; Laurie Devereux ZS5DL: ARMI, Integnette; Lucas Swart ZS6ACT: Tegniese Steurings / Modifikasies / SABS EMV TC 71&72, GG-eksamens; Peter Hers ZS6PHD: RAE, Jeugopleiding en Opleiding, PDC, Klubskakeling; Ton van Dijk ZS6ANA: "DX Cluster," Satelliete, Digitaal en IRLP.

INISIATIEF OM KOMMUNIKASIE TUSSEN DIE SARL-RAAD EN KLUBS TE VERBETER

Een van die inisiatiewe van die nuwe Raad van die SARL is om kommunikasie tussen die Raad van die SARL en alle amateurradioklubs in Suidelike Afrika te verbeter. Ten einde dit te bereik word u ondersteuning benodig om die databasis van klubkontakinligting op datum te bring om te verseker dat alle klubs gekontak kan word.

Die bedoeling is om gereeld nuus uit te stuur betreffende aangeleenthede van belang vir radioamateurs in Suidelike Afrika, sowel as nuus aangaande vordering wat die Raad maak aan verandering aan die SARL ten einde beter diens in belang van alle radioamateurs te lewer.

E-pos is reeds aan alle klubs gestuur waarin op datum inligting versoek is. Indien u tans op u klubkomitee dien, maar nognie die e-pos ontvang het nie, word u versoek om asb met Peter Hers, ZS6PHD, by e-posadres zs6phd@mweb.co.za of selfoon 083 445 4634 kontak te maak.

Indien u reeds die e-pos ontvang het maar nognie beantwoord het nie, doen dit asb so gou as moontlik. Teen 26 Junie is kontakbesonderhede van 16 klubs uit 'n moontlike totaal van 39 ontvang. Peter wag om van u te hoor.

LAASTE GELEENTHEID OM AMATEURRADIO SE UITBLINKERS TE VEREER

Daar bly slegs twee weke oor om om u nominasies vir die Siemens Radioamateur-van-die-Jaar toekennings in te stuur. Die sluitingsdatum is 15 Julie 2003. Die toekennings sal op 12 Augustus tydens 'n ontbytfunksie in Johannesburg gemaak word. Die wenners sal per vliegtuig na Johannesburg vervoer word indien hulle uit ander streke van Suid-Afrika kom.

Het u in u klub rondgekyk en die moeite gedoen om iemand te herken wat 'n betekenisvolle bydrae tot die bevordering of ontwikkeling van amateurradio maak, hetsy op tegniese of promosievlak? Is daar 'n jong radioamateur wat uit sy of haar pad gaan om amateurradio onder sy of haar ouderdomsgroep te bevorder?

Dit is moeilik om te glo dat daar so min mense elke jaar vir hierdie prestasietoekennings ontvang word.

Verkry volledige besonderhede en vanaf die SARL se webblad nl www.sarl.org.za of versoek dit per e-pos vanaf saardt@intekom.co.za of per faks vanaf 012 991 5651.

2 m KONTAKTE VIA METEORSPREIDING

Pieter Jacobs, ZR1AEE, in JF96IA, wens dit onder die aandag van almal te bring dat dat dit nou moontlik is om 2 m kontakte ter eniger tyd van die dag na enige plek in Suid-Afrika, en moontlik ook buurlande, te maak deur gebruik van die sagtewarepakket WSJT en meteoorspreidingvoortplanting. 70 cm kontakte is ook nou tussen Afdelings 6 en 4 moontlik. Toetse word tans tussen Afdelings 1 en 2 uitgevoer. Meer belangstellende partye word in beide afdelings benodig. Kontak asseblief vir ZS6WB, ZS2BWB, ZR6DXB, ZS4NS, ZS1NAZ, of ZR1AEE. Hulle sal u graag op die BHF-bande wil hoor.

DIE AMATEURRADIODIENS VERKRY BETER ERKENNING IN DIE VSA

In die VSA het die federale goewerment se " Government's Department of Homeland Security" na amateurradio gekyk en blykbaar gehou van wat hy gesien het.

Die agentskap is verantwoordelik vir die beskerming van die land se infrastruktuur en sy inwoners en wys sy vertroue deur die ondertekening van 'n Verklaring van Affiliasie met daardie land se enigste erkende nasionale amateurradiovereniging: die American Radio Relay League.

Die memorandum doen 'n beroep op beide groepe om in verskeie ander gebiede saam te werk, insluitende die bewusmaking onder die publiek van amateurradio as 'n publieke veiligheidshulpbron en die voorsiening van opleiding en die akkreditasie van amateurradionoodkommunikasie.

Wat doen ons hier omtrent die situasie?

AMATEURRADIO GROEI NOG IN DIE VSA

Volgens 'n verslag het 'n totaal van 20 247 nuwe amateurs vir die eerste keer in die jaar eindigende 1 Mei in die VSA tot die stokperdjie toegetree.

Gedurende die afgelope 12 maande het gemiddeld 1 688 nuwe amateurs per maand die eksamen geslaag teenoor 1 580 die vorige jaar. Statisties is dit 'n soliede 6,8% totale toename wat lang verwagte goeie nuus vir die stokperdjie is.

Kan ons hier op die persentasiegroei verbeter?

KAAPSTAD AMATEURRADIOSENTRUMNUUS

Die Kaapstad Amateurradiosentrum het sy AJV op 23 Junie gehou. Tydens die vergadering is Lewenslange Erelidmaatskap aan Dennis Wells, ZS1AU, en Bud Voortman, ZS1B, toegeken ter erkenning van uitstaande bydraes wat hulle oor baie jare aan die klub gemaak het. 'n Uitstaande Prestasie Toekenning is ook gemaak aan Barry Fletcher, ZS1FJ, ter erkenning van sy bydrae aan amateurradio in Suid-Afrika.

Die volgende lede is tot die nuwe komitee verkies: Voorsitter - Andrew Roos, ZS1AN; Sekretaris/Tesourier - Peter Henochsberg. ZR1PH. Ander lede: Dave Reece, ZS1DFR; Bud Voortman, ZS1B; Barry Fletcher, ZS1FR; Tony McEwen, ZR1T.

Portfolios sal toegeken word tydens die eerste komiteevergadering.

Deon Erwin, ZR1DQ, is as ere-ouditeur verkies.

KOMITEE VIR DIE COALFIELDS RADIOKLUB

Die AJV van die Coalfields Radioklub, Witbank, is op Saterdag 21 Junie gehou waartydens die volgende lede tot die komitee vir die volgende 12 maande verkies of herkies is: Voorsitter…………………….Clive ZS6AVP; Visevoorsitter /sekretaris /tesourier..Peter ZS6AEU; Komiteelede…………………….John ZS6APE, Piet ZR6AUR, Andre ZS6AJI en John ZS6JBJ.

Baie dankie aan die uittredende lede van die vorige komitees van hierdie klubs en mag die nuwe komitees die klubs tot nuwe hoogtes in die komende jaar lei.

DATUMS OM TE ONTHOU

Sluitingsdatum vir benoemings vir Radioamateur-van-die-Jaar 15 Julie; Vlooimark in Pretoria op 2 Augustus, tafelbesprekings by Magda, ZS6MVW, Tel 012 386 4901 of Almero, ZR6RY, Tel 082 908 3359.

Dit bring ons dan aan die einde van hierdie bulletin wat saamgestel is deur George, ZS6NE, en gelees is deur ……. vanuit …………… as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

Die SARL nooi u ook om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 17 815, 9 750 en 7 082 kHz en 145,625 MHz in die Oos Londen-, 145,650 in die Durban-, 145,750 MHz in die Pretoria- en 438,800 MHz in die Sandtongebied te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

U het geluister na ZS6SRL, dankie dat u by ons aangesluit het. Baie dankie aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereëld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u ’n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX